SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 3 FEBRUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier is die hooftrekke van die nuus

SARL UITGENOOI OM AAN TE SLUIT BY DIE OKOSA WRK VOORBEREIDENDE KOMITEE

TERUGKEER VAN SARL INTEGNET GOED ONDERSTEUN

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZY3WSF

11de RADIOAMATEURRIGTINGVINDWêRELDKAMPIOENSKAPPE

DIE AMATEURRADIOVERENIGING VAN KENIA

WÊRELD-RADIOSPORTSPANKAMPIOENSKAPSPANNE AANGEKONDIG

BOEKE UIT DIE BOEKWINKEL

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

SARL UITGENOOI OM AAN TE SLUIT BY DIE OKOSA WRK VOORBEREIDENDE KOMITEE

Die Onafhanklike Kommunikasie Owerheid van Suid-Afrika (OKOSA) het die SARL uitgenooi om deel te neem aan die voorbereidende werk vir die WêreldradioKonferensie in 2003. SARL President Hans Potgieter ZS6ALJ sal by OKOSA subkomitee 4 aansluit wat opgedra is om Suid-Afrika se posisie op SC5 Maritieme Mobiele, Amateur en Amateursatelliet, en uitsaaidienste in die MF- en HF-bande te ontwikkel. 'n Aantal spesifieke amateurverbonde items is op die WRK-agenda insluitende die herbelyning van amateur, amateursatelliet en uitsaaitoekennings rondom 7 MHz en artikels S1, S19 en S25.

Die SARL verwelkom hierdie geleentheid om inset te lewer betreffende Suid-Afrika se situasie tydens die volgende vergadering van die Afrika Telekommunikasie-unie waar verwag word dat ooreengekom sal word betreffende 'n gemeenskaplike houding teenoor hierdie aangeleenthede by WRK in 2003.

TERUGKEER VAN SARL INTEGNET GOED ONDERSTEUN

Die terugkeer van SARL Integnet 2002 verlede Sondag het entoesiastiese ondersteuning geniet met die bespreking gekoppel aan herhalers in Johannesburg, Pretoria, die KZN-Highway gebied, Durban, Die Ooskaap herhalernetwerk en die Kaapstad- en Stellenboschgebiede. Na die program het meer as 140 stasies ingerapporteer.

Die gasspreker was Lou McFadin W5DID wat gepraat en vrae oor AmateurRadio op die Internasionale RuimteStasie beantwoord het.
Volgende op verskeie versoeke van deelnemers het W5DID onderneem om die nuwe bemanning van die internasionale ruimtestasie aan te moedig om op die lug te wees tydens verbyvlugte oor Suid-Afrika.
Gister het hy as volg teruggerapporteer: "Ons het Maandag 'n goeie opleidingsessie met die No 5 bemanning gehad. Valery Korozun sê hy het definitief sy kontakte met amateurs in Suid- Afrika geniet en hy sien uit daarna om weer met Suid-Afrika tydens sy volgende sending te praat".

Die volgende Integnet wat deur Telkom en Sentech geborg word sal op 23 Februarie op die lug wees wanneer Chris Burger sal praat oor hoe om meer pret met HF-werking te verkry. Klubs wat hulle herhalers aan die net wil verbind moet voor 15 Februarie e-pos stuur aan: armi@intekom.co.za en besonderhede verstrek van die telefoonnommer wat verbind moet word asook die frekwensie waarop hulle interaktief sal wees. Die faksnommer is 012 991 5651.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZY3WSF

Spesiale geleentheidstasie ZY3WSF is aktief op 10 tot 80 meter GG en ESB, vanaf 31 Januarie tot 5 Februarie 2002 vanaf Porto Alegre, Brasilië gedurende die 2de Wêreldsosialeforum; nadere besonderhede op http://www.forumsocialmundial.org.br . QSL direk of deur die buro.

11de RADIOAMATEURRIGTINGVINDWêRELDKAMPIOENSKAPPE (RARV)

Die Slowaakse Amateurradiovereninging (SARA) - die organiseerders van die 11de RARV-Wêreldkampioenskappe in 2002, het die eer om alle Amateurradioverenigings uit te nooi om deel te neem aan die 11de RARV-Wêreldkampioenskappe wat in die Hoë Tatras - Tatranské MatIiare - Slowaakse Republiek sal plaasvind op 2-7 September 2002.

Ons sal poog om aan u verwagtinge te voldoen en ons glo dat u almal sal terugkeer na u tuisland met goeie herinneringe aan die Slowaakse Republiek, die Hoë Tatras en die Kampioenskappe self.

SARA beskik oor 'n groot aantal radioamateurs, vorige deelnemers en bevoegde organiseerders, wat deelgeneem het aan die organisering van die 5de RARV-Wëreldkampioenskappe in 1990, gehou te Strbské Pleso, sowel as die organisering van die Europese Kampioenskappe gehou in Chtlnica (Slowaakse Republiek) in 1995.

Dit is 'n baie bekwame span wat goed bekend is met kompetisiereëls van RARV: hulle is almal geesdriftiges wat alreeds voorheen sulke byeenkomste gereël het.

Die kompetisie staan onder die beskerming van die Ministerie van Onderwys en Verdediging van die Slowaakse Republiek, wat die waarborg is van die hoë standaard van sport en sosiale aktiwiteite van die kampioenskappe.

Ons nooi u uit na die Hoë Tatras waar die bekwame komitee van organiseerders die "Regverdige" 11de RARV- Wêreldkampioenskappe 2002 sal aanbied in die pragtige bergagtige gebied met buitengewone toestande vir sport, uitstekende akkommodasie en sosiale en kulturele fasiliteite. Ons glo dat gedurende hierdie Wêreldkampioenskappe goeie sportresultate behaal sal word, dat die RARV nasionale spanne sal ontmoet sowel as bewonderaars van RARV van oor die hele wêreld, dat ou vriende sal ontmoet en nuwe vriendskappe gemaak sal word, dat almal die pragtige omgewing van die Hoë Tatra sal sien en bewonder.

Liewe vriende, ons sien u in September 2002 in Slowakye in die Hoë Tatras vir 'n fantastiese 11de RARV- Wêreldkompetisie.

Nadere inligting is beskikbaar by www.ardf.sk

DIE AMATEURRADIOVERENIGING VAN KENIA

Die Amateurradiovereniging van Kenia het hul AJV gehou op 19 Januarie 2002 en die volgende amptenare is verkies om die vereniging te bestuur vir die jaar 2002.

Voorsitter Ted Alleyne 5Z4NU; Ondervoorsitter Hemant Patel 5Z4HP; Sekretaris Ted Alleyne 5Z4NU; Tesourier Jeremy Rowe 5Z4JW; QSL/toekenningsbestuurder Arnie Newman 5Z4LH.

BYKOMENDE LEDE

Hokbestuurder Hemant Patel 5Z4HP; CCK-skakeling Ted Alleyne 5Z4NU; IARU-verteenwordiger Max Raicha 5Z4MR.

TRUSTEES Andrew Ojwang 5Z4AFT; Jeremy Rowe 5Z4JW; Mohamed Gitonga.

Adres: Max Raicha,5Z4AFT Posbus 1641 KISUMU 40100. Kenia

e-pos: max@raicha.com

WÊRELD-RADIOSPORTSPANKAMPIOENSKAPSPANNE AANGEKONDIG

Die volgende Wêreld-radiosportspankampioenskappe vind in Julie in Finland plaas. WRSK is die wêreld se voorste mededingende amateurradiogebeurtenis, met om en by 54 tweemanspanne wat onder die mees gelyke moontlike toestande meeding. Al die spanne gebruik 100W-senders, soortgelyke antennas, soortgelyke standplase en soortgelyke roepseine.
Stem en kode word gebruik, en hoewel die spanne net onderling meeding, vind die aksie binne die IARU se Radiosport-kampioenskapwedstryd plaas. Vorige WRSK's is in 1990 in Seattle, 1996 in San Fransisco en 2000 in Slowenië gehou.

Die spanne is pas aangekondig. Net een span is vir Afrika gekies, en aansoekers moes wedstrydtellings oor 'n tweejaartydperk aanbied om te kwalifiseer. Chris Burger ZS6EZ en Bernie van der Walt ZS4TX is gekeur om die vasteland te verteenwoordig. Die wedstryd bied 'n groot uitdaging vir ons span, omdat hulle 'n wedstrydstrategie om die 24 uur daglig en die kortafstandvoortplanting in

Europa sal moet ontwikkel. Volledige inligting is by www.wrtc2000.org beskikbaar.

TWEE BOEKE WAT JY OP JOU BOEKRAK BEHOORT TE Hê

Met die wisselkoers wat gedurig onder druk verkeer, word nuwe invoere van oorsee al hoe duurder. Hierdie week kyk ons na twee boeke wat deur die SARL Boekwinkel ingevoer is voor al hierdie geldelike probleme. Die boeke word teen hulle oorspronklike prys verkoop en is egte winskope.

"Radio Auroras" is 'n 91-bladsy boek van die RSGB. Die boek, geskryf deur Charlie Newton G2FKZ, bevat 'n omvattende inleiding tot hierdie boeiende onderwerp. Het jy geweet dat Kaptein Cook hierdie skouspelagtige ligvertoning vir die eerste keer in 1773 gesien het? So vroeg as 1741 is die verhouding tussen ligspieëlings en geomagnetiese steurings waargeneem.

Amateur "Radio Auroras" het nie begin tot na die tweede wêreldoorlog nie. Wil jy weet wat bedoel word?
Radioamateurs het begin belang stel hoe hierdie ligspieëlings gebruik kan word om voortplanting in die 2- meter en ander BHF-bande te verbeter.

Die tweede boek wat ons hier aanbeveel is van die ARRL: "Your VHF Companion". Dit is nie nodig om te sê dat geen amateur wat op BHF werksaam is sonder hierdie boek behoort te wees ne. Met die BHF/UHF-wedstryd op hande, kry 'n paar wenke om jou sisteem te verbeter. Hierdie boek het dit alles. Daar is hoofstukke in die boek deur Steve Ford WB8IMY, redakteur van QST. Hoofstukke sluit in FM en herhalers en anderkant FM wat handel oor GG, ESB en werking.
Dit is die soort boek waaruit enige beginner voordeel sal trek.

"Radio Auroras" verkoop teen R60,00 en "Your VHF Companion" teen R95,00 albei plus posgeld en hanteringsfooi. Skakel die SARL-kantoor van Maandag tot Vrydag tussen 09:00 en 13:00 om hierdie boeke te bestel. Die telefoonnommer is 011 675 2393. Is dit nodig om te sê "terwyl voorraad hou"? Die volgende besending sal heelwat meer kos, dus bestel nou.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX